Wikipedia

# Jiddisj

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie

**Jiddisj** (ייִדיש, יידיש of אידיש, *yidish/idish/yidish*, [ˈjɪdɪʃ] of [ˈɪdɪʃ]; Engels: *Yiddish*, van Duits *Jiddisch*: *Jüdisch*) of **Mame-Losjen** (מאַמע-לשון, "Moedertaal") is 'n Wes-Germaanse taal met Hebreeuse en Slawiese elemente wat meestal met die Hebreeuse alfabet geskryf word. Jiddisj het gedurende die Hoë Middeleeue uit die Middelhoogduitse taal ontwikkel en is nog steeds nou verwant aan moderne Hoogduits en sy dialekte. Dit was veral die Joodse bevolking van Pole en Rusland wat die bestaande Middelhoogduitse verkeerstaal – 'n dialek met Hebreeuse leenwoorde – tot 'n skryftaal uitgebou het (soortgelyk aan die Romaanse taal Ladino wat nou verwant is aan Spaans).




Kaart van Jiddisje dialekte in Sentraal-Europa

Die Jiddisje taal word in twee hoofdialekte, Wes-Jiddisj en Oos-Jiddisj, verdeel. Met die Europese Verligting en die toelating tot volledige burgerregte het die meerderheid van die Wes-Europese Joodse bevolking begin om die plaaslike tale oor te neem.

Nadat die Joodse bevolking van Sentraal-Europa in die laat Middeleeue na die oostelike deel van die vasteland verdryf is, het hulle in spesifieke buurte, die shtetls, van Slawiese stede gewoon. Jiddisj het 'n groot aantal leenwoorde en wendings uit Pools en Russies oorgeneem, maar het danksy die oorwegend Duitse woordeskat wesentlik 'n Germaanse taal gebly wat oor 'n ryk literêre tradisie beskik. Die tydperk tussen 1800 en 1900 word as die Goue Era van die taal beskou.

**Jiddisj**
**ייִדיש, יידיש of אידיש ;**
***yidish/idish/yidish***

| | |
|---|---|
| Uitspraak: | [ˈjɪdɪʃ] of [ˈɪdɪʃ] |
| Gepraat in: | Bosnië en Herzegowina<br>Israel<br>Moldowa<br>Nederland<br>Oekraïne<br>Pole<br>Roemenië<br>Rusland<br>Swede<br>Wit-Rusland |
| Gebied: | Sentraal- en Oos-Europa |
| Totale sprekers: | 1,8 miljoen |
| Taalfamilie: | Indo-Europees<br>Germaans<br>Wes-Germaans<br>Hoog-Duits<br>**Jiddisj** |
| Skrifstelsel: | Hebreeuse alfabet |
| **Amptelike status** | |
| Amptelike taal in: | Joodse Outonome Oblast |
| Gereguleer deur: | YIVO |
| **Taalkodes** | |
| ISO 639-1: | `yi` |
| ISO 639-2: | `yid` |
| ISO 639-3: | `yid (http://www.sil.org/iso639-3/documentation.asp?id=yid)` |

**Nota**: Hierdie bladsy kan IFA fonetiese simbole in

Unicode bevat.

Voor die Holocaust was Jiddisj die moedertaal van sowat twaalf miljoen mense in oostelike Sentraal-Europa en in Oos-Europa, veral Asjkenasiese Jode. Grootskaalse emigrasie het die taalgebied van Jiddisj veral na Israel en die Verenigde State verskuif. Tans is daar nog sowat drie miljoen oorwegend Joodse sprekers dwarsoor die wêreld. Naas ouer sprekers van alle Joodse geloofsrigtings word Jiddisj vandag veral deur Chassidiese Jode as omgangstaal gebesig.

# Eksterne skakels

- Wikimedia Commons het meer media in die kategorie Jiddisj.
- Wikiwoordeboek het 'n inskrywing vir Jiddisj.
- (en) "Yiddish language" (https://www.britannica.com/topic/Yiddish-language). Encyclopædia Britannica. Besoek op 15 September 2018.

*Hierdie artikel oor 'n taal, taalgroep of taalfamilie is slegs 'n saadjie. Jy kan help deur dit uit te brei (https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Jiddisj&action=edit).*

**Indo-Europese tale: Kentum-tale: *Germaanse tale***

**Noord-Germaanse tale:**

Deens | Faroëes | Noors (Bokmål, Nynorsk) | Sweeds | Yslands

**Wes-Germaanse tale:**

Afrikaans | Duits | Engels | Fries (Noord-Fries, Oos-Fries/Saterfries, Wes-Fries) | Jiddisj | Limburgs | Luxemburgs | Nederduits | Nederlands (Oos-Vlaams, Wes-Vlaams) | Nedersaksies (Wes-Veluws) | Skots

**Oos-Germaanse tale:**

Boergondies (†) | Goties (†) | Vandaals (†)

v · t · e (https://af.wikipedia.org/w/index.php?tiSjabloon:Tale_van_Letland&action=edit) **Tale van Letland**

| | |
|---|---|
| **Amptelike taal** | Lets |
| **Streekstale** | Letgaals · Lyfs |
| **Minderheidstale** | Esties · Duits · Jiddisj · Litaus · Oekraïens · Pools · Romani · Russies · Wit-Russies |
| **Gebaretale** | Letse gebaretaal · Russiese gebaretaal |

**Sien ook:** Taalbeleid van Letland

v · t · e (https://af.wikipedia.org/w/index.php?=Sjabloon:Tale_van_Oekra%C3%AFne&action=edit) **Tale van Oekraïne**

| | |
|---|---|
| **Amptelike tale** | Oekraïens (dialekte) |
| **Minderheidstale** | Armeens · Azerbeidjans · Wit-Russies · Bulgaars · Krim-Tataars · Gagaoesies · Duits (Zipserduits) · Grieks (Ponties · Marioepols) · Hongaars · Karaimies · Krimtsjagies · Lezgies · Pools (Lwów) · Plautdietsch · Roemeens (Moldawies) · Romani (Karpaties) · Russies · Rusyn · Tartaars · Slowaaks · Oeroemees · Jiddisj |
| **Gebaretale** | Oekraïense gebaretaal |

**Sien ook:** Taalbeleid in Oekraïne

v · t · e (https://af.wikipedia.org/w/index.php?titlejabloon:Tale_van_Pole&action=edit) **Tale van Pole**

| | | |
|---|---|---|
| **Amptelike tale** | | Pools |
| **Minderheidstale** | **Erken** | Armeens · Duits · Hebreeus · Jiddisj · Karaim · Kasjoebies · Litaus · Oekraïens · Romani · Russies · Rusyn · Slowaaks · Tsjeggies · Wit-Russies |
| | **Onerken** | Silesies · Wilmesouries |

| | |
|---|---|
| **Gebaretale** | Poolse Gebaretaal |

v · t · e (https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Sjabloon:Tale_van_Roemeni%C3%AB&action=edit) **Tale van Roemenië**

| | |
|---|---|
| **Amptelike taal** | Roemeens |
| **Streeks-/ minderheidstale** | Albanees · Armeens · Bulgaars · Kroaties · Tsjeggies · Duits · Grieks · Hongaars · Italiaans · Macedonies · Pools · Romani · Russies · Rusyn · Serwies · Slowaaks · Krim-Tataars · Turks · Oekraïens · Jiddisj |
| **Gebaretale** | Roemeense gebaretaal |

v · t · e (https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Sjabloon:Tale_van_Swede&action=edit) **Tale van Swede**

| | |
|---|---|
| **Amptelike taal** | Sweeds |
| **Minderheidstale** | Fins · Meänkieli · Samies (Suid-Samies · Ume-Samies · Pite-Samies · Lule-Samies · Noord-Samies) · Romani (Fins-Kalo) · Skandinawiese Romani · Jiddisj |
| **Gebaretale** | Sweedse gebaretaal |

Sien ook: Amptelike minderheidstale van Swede

| | |
|---|---|
| **Normdata** | BNF: cb11936796q (https://catalogue.bnf.fr/ark:/12148/cb11936796q) (data) (https://data.bnf.fr/ark:/12148/cb11936796q) · GND: 4028614-9 (https://d-nb.info/gnd/4028614-9) · HDS: 011199 (https://hls-dhs-dss.ch/fr/articles/011199) · LCCN: sh85149145 (https://id.loc.gov/authorities/subjects/sh85149145) · NDL: 00564345 (https://id.ndl.go.jp/auth/ndlna/00564345) · SUDOC: 027294587 (https://www.idref.fr/027294587) |